Wikipedia

# Elsassiese Duits

in Wikipedia, die vrye ensiklopedie

**Elsassiese Duits** (Elsassiese Duits: *Elsässisch*, *Elsässerditsch*) is 'n Nederalemannies-Duitse dialek wat in die Noordoos-Franse gewes Elsas gepraat word. Sprekers van Elsassiese Duits verwys na hulle taal as *Elsässerditsch* of *Elsässisch*. Daar is geen standaardvorm van die Elsassiese dialek nie, en gewoonlik verskil die Elsassiese Duits van dorp tot dorp. Frans en Duits dien as kultuur- en skryftale, en die Duitse dialekte word nou toenemend deur Frans verdring.

| Elsassiese Duits<br>Elsässisch, Elsässerditsch | |
|---|---|
| Gepraat in: | Frankryk |
| Gebied: | Elsas |
| Totale sprekers: | Meer as 96 000[1] |
| Taalfamilie: | Indo-Europees<br>Germaans<br>Wes-Germaans<br>Opperduits<br>Alemanniese Duits<br>**Elsassiese Duits** |
| Skrifstelsel: | Latynse alfabet |
| **Taalkodes** | |
| ISO 639-1: | *geen* |
| ISO 639-2: | |
| ISO 639-3: | gsw (http://www.sil.org/iso639-3/documentation.asp?id=gsw) |

Die oorgrote meerderheid van die dialekte in Elsas maak deel uit van die Opperrynse-Alemanniese dialekgroep, en net die randgebied van Sundgau in die suide behoort tot die Suid-Alemanniese taalgebied. Die uiterste noorde van Elsas maak deel uit van die Paltiese taalgebied.

Die woordeskat van die Elsassiese dialekte word in 'n woordeboek van die Elsassiese Duits beskryf. Die Amerikaanse vervaardiger van sagteware *Microsoft* het aangekondig dat hy in 2007 'n Elsassiese weergawe van die Microsoft Office 2007-pakket sal aanbied.

## Inhoud



## Geskiedenis

Elsassiese Duits is sedert die verowering van die Elsas deur Alemanniese en Frankiese stamme in die vroeë middeleeue die omgangstaal van die oorgrote meerderheid van die plaaslike bevolking. Net soos in die geval van ander Duite dialekte is daar 'n groot aantal streekvariante van Elsassiese Duits, sodat die noordelike dialek van die omgewing van Straatsburg duidelik van dié suidelike dialek van Mulhouse (Duits: Mühlhausen) verskil. Elsas speel in kulturele en taalkundige opsig 'n baie belangrike rol in die Duitse geskiedenis. Die oudste



'n Venster in Eguisheim, Elsas wat lees *Dis Hausz sted inGodes Hand God be war es vor Feyr* wat beteken Die huis is in God se hande – Mag God dit teen vuur bewaar", plus die voorletters "USM".



Gedenkteken vir Otfrid van Weißenburg in Wissembourg

gedig van die Duitse taal, die Evangelieboek (Duits: *Evangelienbuch*), is in die jaar 868 deur Otfrid van Weißenburg (omtrent 800-870) geskryf. Gottfried van Straatsburg staan as die skrywer van *Tristan und Isolde* (13de eeu) bekend. Ander bekende Elsassiese digters sluit Reinmar von Hagenau, Sebastian Brant en die satirikus Johann Fischart (1547–1590) in.




Die Westelike Opperduitse taalgebied met Elsassiese Duits in die Ooste van Frankryk

- Swabiese Duits (25)
- Nederalemanniese Duits (26)
- Elsassiese Duits (27)
- Hoogalemanniese Duits (28)
- Hoogste-Alemanniese Duits (29)
- Noord-Beiers (30)
- Sentraal-Beiers (31)
- Suid-Beiers (32)

**Nota**: Hierdie bladsy kan IFA fonetiese simbole in Unicode bevat.

Toe Latyn deur die inheemse tale vervang is, was die stede van Elsas onder die eerstes wat Duits tot hulle amptelike taal verklaar het, en tydens die Reformasie was Straatsburg die eerste stad, wat die Duitse Mis ingevoer het. Hier het in 1466 ook die eerste Duitse Bybel verskyn – 68 jaar voordat Maarten Luther sy Duitse vertaling gepubliseer het.

Ná die verowering van Elsas deur Franse troepe in 1639 bly Elsassiese Duits tot by die Franse Rewolusie die omgangstaal van die Elsassers. Tog begin die na-rewolusionêre Franse staat Frans as 'n eenheidstaal vir Frankryk propageer, en die Duitse dialekte word veral in die groot stede en dorpe soos Straatsburg geleidelik deur Frans verdring.

Net op die platteland bly die Franse invloed beperk tot die inburgering van 'n aantal leenwoorde, wat egter by die Alemanniese uitspraak en grammatika aangepas is.

Met die inlywing van Elsas en Lotaringe by die Duitse Ryk in 1871 word Duits weer as amptelike taal ingevoer. Die taalwet van Maart 1872 bevestig die status van Duits as ampstaal, tog word alle amptelike kennisgewings in die oorwegend Franstalige gebiede ook in Frans vertaal. 'n Ander taalwet uit die jaar 1873 maak voorsiening vir die gebruik van Frans as ampstaal van die plaaslike administrasies in distrikte, waar Frans die hoofsaaklike huistaal is.

Duits word volgens die wet oor die onderwysstelsel van 1873 die uitsluitlike onderwystaal in oorwegend Duitstalige gebiede, terwyl die onderwys in die Franstalige streke net in Frans voorsien is.

Toe Elsas in 1918 weer by Frankryk ingelyf word, is die liberale taalwette ten gunste van eentaligheid herroep. Frans word die uitsluitlike taal in die onderwys en die administrasie van Elsas, en die gebruik van Elsassiese of Hoogduits is 'n tyd lank selfs verbode.

# Elsassiese Duits vandag

Volgens 'n studie, wat op 21 September 2001 in die koerant *Dernières Nouvelles d'Alsace* gepubliseer is, beskou 61 persent van die inwoners van Elsas hulleself as Elsassiese Duitssprekendes. Daarenteen gebruik net 'n kwart van die jongmense in Elsas nog af en toe die Alemanniese streektaal, en slegs vyf persent van skoolbeginners het 'n kennis van die Elsassiese dialek.

Die plaaslike dialek word veral nog in die plattelandse gebiede van die noorde en noord-weste gebesig, asook in sekere beroepe van die landbou of beroepe, waar mense met die publiek in aanraking kom. Nog teen die middel van die 20ste eeu het negentig persent van die bevolking Elsassiese Duits en/of Hoogduits verstaan.

Straatborde in Elsas is dikwels tweetalig in Frans en Elsassiese Duits; soms word ook die ou Duitse straatname naas die nuwe Franse gebruik. Daar is nou ook dikwels plekname in Elsassiese Duits naas die amptelike Franse name, soos in die geval van Steinbourg ("Steiweri" in Elsassiese Duits).

Aangesien tweetaligheid deur die administrasie van Elsas as ekonomiese bate beskou word, wek tweetalige onderwys nou steeds meer belangstelling.

Die bekendste skrywers, wat hul werke in Frans, Hoogduits en Elsassiese Duits publiseer, is René Schickele, Jean Egen, Auguste Wackenheim en André Weckmann. Die laasgenoemde beskryf in sy gedigte die tragedie van die Elsassiese dialek en identiteit.

# Enkele woorde in Elsassiese Duits

| Afrikaans | Elsassiese Duits | Hoogduits | Frans |
|---|---|---|---|
| aarde | harz | Erde | terre |
| hemel | hemmel | Himmel | ciel |
| water | wàsser | Wasser | eau |
| vuur | fihr | Feuer | feu |
| man | mànn | Mann | homme |
| vrou | fràì | Frau | femme |
| eet | assa | essen | manger |
| drink | trenka | trinken | boire |
| groot | groos | groß | grand, grande |
| klein | klai | klein | petit, petite |
| nag | nàcht | Nacht | nuit |
| dag | däi | Tag | jour |

# Verwysings


1. http://www.omniglot.com/writing/alsatian.htm



**Normdata** BNF: cb11934740m (https://catalogue.bnf.fr/ark:/12148/cb11934740m) (data) (https://data.bnf.

